SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 24 JULIE 2005.

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

STIL SLEUTELS

Dit is met leedwese dat ons moet aankondig dat die sleutels van twee radioamateurs gedurende die afgelope tyd stil geraak het; hulle is:

Schalk Buys, ZS4SB, van die Potchefstroom Amateurradioklub, na 'n fatale hartaanval op 27 Junie. Schalk was vir jare 'n getroue lid van die amateurgemeenskap in die Vrystaat en die Noordwes provinsie. Sy afwesigheid op die vroegoggendnet op 145,737 5 Mhz sal deur almal met hartseer ervaar word. Diepe meegevoel word betuig aan Willa, sy LV en al sy familie en baie vriende.

Waldo Hoffman, ZS2HG, se sleutel het op 15 Julie stil geraak. Ons innige meegevoel gaan aan sy eggenote, kinders, familie en vriende.

(POUSE)

In die nuus vandag:

STERK ONDERSTEUNING VIR AMATEURRADIO BY DIE KLK-KONFERENSIE

IS U 'n KUNDIGE OOR 'n ONDERWERP? U KAN U KUNDIGHEID TOT DIENSBAARHEID VIR AMATEURRADIO AANWEND

UITNODIGING VIR NOMINASIES VIR DIE AMATEURRADIOGEMEENSKAPS-DIENSTOEKENNING

NUUS AANGAANDE KOMPETISIES EN ANDER NADERENDE AKTIWITEITE

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675 2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Sarlnuus maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Die enigste manier om te verseker dat u berigte Sarlnuus bereik is om dit in die korrekte plek op die webwerf van die SARL nl. www.sarl.org.za/newsinbox.asp te plaas nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels.

Die nuus volg in besonderhede.

STERK ONDERSTEUNING VIR AMATEURRADIO BY DIE KLK-KONFERENSIE

Daar was sterk ondersteuning vir amateurradio by die KLK-konferensie wat Donderdag en Vrydag verlede week in Pretoria gehou is. Graham Hartlett en Hans van den Groenendaal het amateurradio se bekommernis gestel oor die steuringspotensiaal van KLK en het gevra vir deursigtigheid, en betrokkenheid van die SARL, wanneer loodslopies en toetse uitgevoer word.

Feitlik alle sprekers het verwys na die bedenkinge wat amateurradio-organisasies uitgespreek het oor die aanwending van KLK. Die gesamentlike aanbieding van die SARL en SA-AMSAT is goed ontvang en het tot 'n 45 vraag- en antwoordsessie gelei wat oorgegaan het na 'n paneelbespreking wat langer as 'n uur geduur het. 'n Verteenwoordiger van Mitsubishi Electric het die paneel meegedeel dat die tweede geslag van KLK-toerusting nie steurings veroorsaak nie en 'n baie effektiewe blokkeringsfasiliteit bied.

Die konferensie is deur Wotjek Skowronski, die Algemene Bestuurder vir Ingenieurswese en Tegnologie van OKOSA, geopen. Hy het gesê dat OKOSA altyd die regte van radiospektrumgebruikers sal respekteer. Hy het gesê dat OKOSA oor 'n goed toegeruste afdeling vir steuringsopsporing beskik en het versoek dat gevalle van steurings gerapporteer word.

Prof John Newbury van die Oop Universiteit in die VK het 'n aanbieding oor standaarde en steuringsperke vir KLK gedoen sowel as oor die navorsing wat deur sy span onderneem word. Hy het genoem van die nou samewerking wat hy van die ARRL, die RSGB en die IARU ontvang. Hy het gesê dat die IARU 'n belangrike rol in verskeie standaardkomitees gespeel het. Toetse gaan voort en hy verwag dat tydens 'n Standaardekonferensie, wat teen die einde van Oktober in Kaapstad gehou gaan word, eenstemmigheid oor steuringsperke bereik sal word.

Tydens die tweede dag het die voortsitter, Charles Kuun, die dryfkrag agter KLK in Tshwane, gesê dat hy bly is dat die SARL verteenwoordig is en het hy 'n sterker verbintenis met die KLK-industrie, en Munisipaliteite wat die gebruik van KLK beplan, bepleit. In sy voorlegging het hy verwys na ongeveer 300 huise in die Rooiwalwoongebied wat in die nabye toekoms met KLK toegerus gaan word en het hy die SARL en SA AMSAT uitgenooi om met die munisipaliteit saam te werk en te help om enige steuringsprobleme op te los.

Tydens 'n telekonferensieaanbieding het John Hewa, die Direkteur van Dienste van die stad Manassas (naby Washington), vertel hoe die stad KLK aan sy 30 000 inwoners verskaf het. Hy het gesê daar was noue samewerking met die ARRL en lokale radioklubs ten einde te verseker dat geen steurings op amateurfrekwensies veroorsaak word nie. Hy het gesê deur van die blokkeringsfasiliteit gebruik te maak, amateurfrekwensies uitgesluit is van die KLK-seine wat oor die kragnetwerk uitgestuur is.

'n KLK-werkgroep, wat gereeld vergader, is in die Gautenggebied in die lewe

geroep. Die SARL en SA AMSAT is uitgenooi om by die groep aan te sluit en aan sy besprekings deel te neem.

Besoek die SARL se webtuiste by www.sarl.org.za vir gereelde opdaterings en verslae.

In vanoggend se Amateur Radio Mirror Internationalprogram sal u na 'n onderhoud met Prof Newbury kan luister. ARMI begin om 10:00 SAT op 7 205 en 17 565 kHz AM en 7 082 kHz ESB sowel as op baie herhalers. Dit sal ook op die internet gevolg kan word, verbind met www.zs6mrk.org en volg die skakels. 'n Herhalingsuitsending kan op Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word.

IS U 'n KUNDIGE OOR 'n ONDERWERP? SLUIT AAN BY DIE RAAD SE STREEKSRAADGEWERS EN WEND U KUNDIGHEID AAN TOT DIENSBAARHEID VIR AMATEURRADIO

Beskik u oor enige besondere kundigheid? Word 'n streeksraadgewer vir die SARL-Raad. Die oogmerk is om 'n kern van onderwerpkundiges te grondves ten einde 'n skakel tussen die SARL-Raad en elke Afdeling te vestig en wat insette in hulle spesialisgebiede kan lewer. Hierdie struktuur sal ook meewerk om die SARL en sy lede nader aan mekaar te bring en die kommunikasiekanale verder te verbeter.

Een van die hoofdoelwitte van die SARL is om deursigtigheid van sy bedryf te verbeter en om lede en takke in alle Afdelings te betrek. In regeringsterme is verskeie vaardighede nasionaal, ander provinsiaal en nog ander metropolitaans. Vir die SARL om op alle sake rakende amateurradio te reageer, benodig die SARL ore op die grond asook inligtingspioene wat in staat is om besonderhede van lokale aangeleenthede en strategiese insette aan die Raad deur te gee. Dit sal die spoed en effektiwiteit waarmee lokale aangeleenthede hanteer word baie verbeter. Die SR-stelsel (SR staan vir Streeksraadgewer) is 'n tweerigtingstelsel. Terwyl die SR's deur hul aangewese raadslede insette aan die Raad sal lewer, sal hulle terugvoering kry vir verspreiding onder lokale klubs en lede. Dit sal die kommunikasieproses aansienlik verbeter. Besoek www.sarl.org.za vir meer besonderhede en sluit aanlyn aan.

UITNODIGING VIR NOMINASIES VIR DIE AMATEURRADIOGEMEENSKAPSDIENSTOEKENNING

Die Suid-Afrikaanse Amateurradio-ontwikkelingstrust rig 'n uitnodiging vir nominasies vir die Amateurradiogemeenskaps-dienstoekenning. Hierdie toekenning is verlede jaar ingestel om erkenning te verleen aan gemeenskapsondersteuning deur radioamateurs. Die eerste onvanger van die toekenning was Nico du Toit, ZR6AFJ, vir sy ondersteuning aan 'n gesiggestremde radioamateur. Hy het 'n apparaat ontwikkel en gebou wat 'n gesiggestremde persoon in staat stel om te hoor wat die lesing van 'n SGV-brug is.

Die toekenning word jaarliks gedoen aan 'n persoon, of groep persone wat 'n betekenisvolle bydrae aan die gemeenskap gelewer het. Dit kan wees bystand

aan 'n gestremde radioamateur, of gemeenskapsdiens soos kommunikasie tydens 'n sportbyeenkoms of ramp.

Om 'n persoon, of groep persone, te nomineer, stuur 'n gedetailleerde motivering per e-pos aan die Suid-Afrikaanse Amateurradio-ontwikkelingstrust. Die e-posadres is saardt@intekom.co.za. Die posadres is Posbus 90 438, Garsfontein, 0042. Die sluitingsdatum is 8 Augustus 2005.

Die toekenning is 'n sertifikaat en amateurradioboeke ter waarde van R500. Die toekenning sal oorhandig word tydens die 2005 Radiotegnologie-in-Aksie ope dag op 20 Augustus. Besoek www.amateurradio.org.za vir volledige besonderhede en 'n nominasievorm.

NUWE DATUM VIR DIE VOLGENDE PRESIDENTSNET EN INTEGNET

Die volgende Presidentsnet en Integnet sal op Sondag 7 Augustus gehou word. Die Presidentsnet sal om 19:00 SAT 'n aanvang neem en sal deur Integnet om 20:00 gevolg word. Die Integnetgasspreker sal Francois Botha, ZS6BUU, wees in 'n ope bespreking oor die pas afgelope noodkommunikasiekonferensie in Finland en die pad vorentoe vir Hamnet.

LAASTE GELEENTHEID IVR NOMINASIES VIR DIE SIEMENS RADIOAMATEUR-VAN-DIE-JAAR-TOEKENNINGS

Die sluitingsdatum vir die Siemens Radioamateur-van-die-Jaar-toekennings is 1 Augustus 2005. Daar is twee kategorieë, 'n junior kategorie vir 'n persoon onder 25 jaar wat uitgestaan het in die bevordering en ontwikkeling van amateurradio tussen sy of haar eweknieë. Die kandidaat moes inisiatief en goeie sportmanskap aan die dag gelê het en met onberispelike bedryf op die amateurbande met sy tydgenote wees.

Die senior toekenning word gemaak vir die ondersteuning en ontwikkeling van die amateurradiodiens in Suid-Afrika, en nie vir persoonlike prestasies soos DXCC en ander bedryfstoekennings of kompetisies nie. Die ontvanger sal 'n persoon wees wat sy kundigheid of tyd gewy het aan die uitbreiding en/of tegniese bevordering van amateurradio in Suid-Afrika.

Dit blyk ironies te wees dat daar 'n teruggetrokkenheid is om persone vir die toekennings te benoem. Daar is so baie talent onder Suid-Afrikaanse radioamateurs, beide jonk en oud sodat die posbus met nominasies tot oorlopens toe behoort gevul te kan word. Volledige besonderhede kan gevind word op www.amateurradio.org.za. Nominasies kan ge-e-pos word aan saardt@intekom.co.za of gepos word aan Posbus 90 438, Garsfontein 0042.

WSJT AMA-BEDRYF EN SWAKSEINTROPOBEDRYF SAL TYDENS DIE RTA BESPREEK WORD

Die WSJT AMA-bedryf en swakseintropobedryf sal tydens die SARL se ope dag op 20 Augustus deur Pine Pienaar, ZS6OB,en Paul Smit, ZS6NK, bespreek word. Aan die bedryfsfront sal Chris Burger, ZS6EZ, praat oor die opstel van bedryfs-

doelwitte - DX, Toekenningsjag en kompetisiedeelname. Besoek www.sarl.org.za vir die volledige program of stuur 'n e-pos aan rta@sarl.org.za vir 'n e-posafskrif.

SARL HF FOONKOMPETISIE

Die SARL HF foonkompetisie sal op Sondag 07 Augustus plaasvind. Die kompetisie begin om 13:30 UTC en eindig om 16:30 UTC met foonwerking op 20, 40 en 80 meter. Die 20 meter frekwensiegedeelte is verander sodat ZR-stasies ook kan deelneem. Deelname kan as 'n enkeloperateur- of multi-operateurstasie wees. 'n RS-verslag en 'n reeksnommer word uitgeruil en dieselfde stasies kan op 20, 40 en 80 meter gewerk word. Die volledige reels word met HF Happenings uitgestuur. Daar is ook sagteware beskikbaar vir hierdie kompetisie.

UITSLAE VAN DIE SUIDER-AFRIKAANSE PSK-KOMPETISIE

Die uitslae van die "Eerste Suider-Afrikaanse PSK Kompetisie" wat deur die Lichtenburg Amateurradioklub aangebied is, is bekend gemaak. Die reaksie en kommentaar was positief. Dertien logstate is ontvang. Hier is die puntetellings:

Hoë krag: Jack Anderson, V51KC, 87 punte; Danie Jacobs, ZS4JJ, 77 punte; Barry Murrel, ZS2EX (ex ZR2DX) 75 punte.

Lae krag: Ken Tremeer, ZS2BWB, 75 punte.

Knap gedaan julle almal!

APRS-EKSPERIMENT UIT RUSTENBURG NATUURRESERVAAT

Eddie, ZS6BNE, sal Saterdagoggend die 30ste Julie 'n APRS-eksperiment uitvoer wat 3 tot 4 ure sal duur. Die sukses van die eksperiment maak staat op die APRS-infrastruktuur wat deur klubs en individuë beskikbaar gestel is. Die hoof-APRS-herhaler wat gebruik sal word is ZS0RTB-1 wat opgerig is in die Rustenburg natuurreservaat op 'n frekwensie van 144,800 Mhz en Eddie se sein sal deur die herhaler werk met die RELAY,WIDE-3 stelling. Eddie sal 'n "Elektroniese" QSL via e-pos stuur aan enigeen (Luisteraars ingesluit) wat 'n bewys kan stuur van sy posisie op 'n kaart. Rapporte kan gestuur word aan zs6bne@webmail.co.za.

Wat die eksperiment so spesiaal maak is dat Eddie per voet 'n 25 kilometer bergwedloop deur die Rustenburg natuurreservaat gaan doen terwyl hy 'n GPS, TinyTrak en tweemeterhandstel, wat binne-in 'n rugsak gemonteer is, gebruik en sy posisie elke 180 sekondes sal uitsaai. Die posisie sal aangedui word deur 'n prent van 'n hardloper vir luisteraars wat UIView32 gebruik. Vordering sal ook gesien kan word op Andy, ZS6CEY, se webblad by http://www.findu.com/cgi-bin/near.cgi?call=ZS6CEY. Ongelooflike satellietkaarte kan daar gesien word.

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Van die ARRL se nuusbrief het ons die volgende wys geword: Die afgelope week het sonvlekke weer tot nul gedaal. Daar was vir 'n die vorige dae geen sonvlekke op die skyf van die son wat van die aarde af sigbaar was nie. Die gemiddelde

daaglikse sonvlekgetal het met meer as 73 punte gedaal tot 18,1, terwyl die gemiddelde daaglikse sonvloed met byna 26 punte tot 77,5 gedaal het.

Verwag tog dat sonvlekke sal terugkeer. Onthou die 4de Julie, toe die sonvlekgetal so hoog was? Dieselfde gebied van die son sal ongeveer 28 dae later weer sigbaar wees. Wees bedag op 'n geleidelik stygende sonvloed en sonvlekgetal met 'n maksimum rondom 1 - 5 Augustus.

DAGBOEK VAN GEBEURE

24 Julie, vanmiddag van 13:00 tot 16:00 UTC - Boland ARK 40 meterkompetisie, u kan nog deejneem; 30 Julie - ZS6BNE se APRS-eksperiment; 1 Augustus - Sluitingsdatum vir nominasies vir toekennings vir Siemens Radioamateur-van-die-Jaar; 7 Augustus - SARL HF-foonkompetisie; 7 Augustus - Presidentsnet en Integnet; 8 Augustus - Laaste dag vir nominasies vir die amateurradiogemeenskapsdienstoekenning; 20 Augustus - RTA Ope dag by die NARS.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur George, ZS6NE, en gelees is deur vanuit as ‘n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending sluit nou en SARLnuus wens u ‘n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX